# Ek vra maar net?



# Rykdom

Rykdom

Baie keer sit ek en dink aan rykdom. Wanneer is mens ryk... of wanneer dink jy, jy is ryk. Kan rykdom rerig in geld, status, eiendom ens gemeet word, of waaraan meet ons rykdom.

Dis seker een van ons mense se grootste ondergang, rykdom. Rykdom maak van baie mense, lelike mense. Dit maak dat mense neerkyk op ander, maak dat mense dink hulle is beter as ander. Het ons nie al baie in die lewe hierdie neus in die lug tipe mense gesien nie. Daardie een wat langs jou in trek by 'n vulstasie met sy pepperduur Mercedes, BMW of wat ook al en jou dan so verkleinerde uit die hoogte aankyk waar jy in jou volla of ou Toyota sit. Dan klim hulle uit met ontwerpers klere, duur sonbril en 'n paar duisend rand se skoene. Kyk dan stap hulle mos soos 'n model na die winkel om iets te koop. Hier sit jy met jou ou PT broek en plakkies, sommer R20-00 se Pepstores plakkie en bekyk die storie netso.

Ek was al baie kere dik van die lag vir die "show" wat daar gegooi word of hulle vreeslike ego waarmee elke beweging gebeur. Kom hulle uit die winkel met dalk net 'n botteltjie water, want hulle is mos vreeslik gesondheids bewus......wonder ek baie keer of hulle ooit meer as dit kan koop, na hy die kar paaiemente en alle ander verpligtinge betaal het.

Hoe sê een oom eendag vir my." Neef hulle smile nie oor hulle wil nie, dis hongerpyne wat hulle mond so skeef trek, want hulle verpligtinge is meer as wat hulle kan bekostig".

Kom ons kom terug na die rykdom kwessie, seker 'n onderwerp wat elke mens op sy eie opinie geregtig is. Vir my is rykdom nie geld, mag, status of wat jy ook daaraan wil koppel nie. Nee vir my is rykdom respek, hulpvaardigheid en vriendelikheid, want met die eienskappe bou jy 'n menskombersie om jou. Mense vir wie jy omgee en hulle vir jou. Mense wat jy nie eers ken nie,maar wat jy help en bystaan. Baie keer is dit die mense wat die swaarste kry wat die mees opregte, eerlike en hulpvaardigste mense is. Dis die mense wat altyd die bietjie wat hulle het sal deel met ander wat swaarkry. Hulle sal hulle laaste gee om ander te help. Dis die mense wat die lewe wardeer, wat die mooi en lelik in die lewe gesien het, maar nog steeds die mooi wil aanhang.

Dis wat ek rykdom noem. Rykdom in jou hart en menswees. Rydom in gee en nie verwag om terug te ontvang nie. Rydom om jou medemens te help al gaan dit broekskeur. Wat is lekkerder om 'n mens wat swaarkry 'n bord warm kos te gee, of klere om aan te trek, of 'n kind 'n speelding te gee. Daardie uitdrukking van dankbaarheid op hulle gesigte kan nooit vervang word deur enige beloning nie. Dis die grootste dankie sê geskenk wat mens ooit kan kry is daardie gesig uitdrukking voor jou.

Dan vriende, dan is jy die rykste mens op aarde, dan het jy rykdom gevind. Dan kan jy vannaand in jou bed klim met 'n goeie en geruste hart en môre opstaan met 'n glimlag op jou gesig. Dan kan jy dit sommer vir die wêreld uitskree " ek is ryk!!".

Soveel mense verwar rykdom met aardse besittings en dinge teenoor werklike rykdom. Aardse rykdom is tydelik, maar menswees rykdom binne in jou is verewig.

So vriende, moenie dat blinkgoed, geld en status jou blind maak vir werklike rydom nie. Moenie die verkeerde rykdom aanhang wat eendag vir jou tog niks gaan beteken nie. Begin vandag, dis nooit te laat nie en jaag die regte rykdom na. Daardie menswees rykdom waarmee jy jou eie menskombersie om jou kan hang en virewig kan troetel.

**Maak jou hart die tuiste van 'n menskombersie**



**Uit Dj Uiltjie se pen**

## Did you know...



For every 500ml of Monster Energy you drink, it takes 24 litres of water to flush it out of your kidneys. The average person drinks 24 litres of water in 24 days.

For every 500ml of Red Bull that you drink, it takes nearly 4 litres of water to flush it out of your kidneys. The average person drinks 4 litres of water in 4 days. (Many people take a week to consume that amount of water).

Energy drinks hyperstimulate your adrenal glands to increase hydrocortisone and adrenalin production, and then the GABA amino acid comes in to suppress the hyperstimulation so you don't feel jittery.

All this extra work for your adrenal glands can lead to adrenal fatigue or crash. The extra hydrocortisone your adrenal glands are producing makes you resistant to insulin.

Throw in all those artificial sweeteners that energy drinks contain, and your pancreas will be working overtime. This can lead to weight gain that shows up specifically in the abdomen. All of this hyperstimulation and production can cause metabolic syndrome, the initial symptoms of which include abdominal obesity, hypertension, diabetes, and high cholesterol. As metabolic syndrome progresses, it leads to heart disease, stroke, kidney failure, and nerve damage.

You have options. An option to sign your own death certificate!

# *Vreemde vriendskappe*













## EK HANG MY KOP IN SKAAMTE

Vandag voel ek skaam... Ek dink aan gister by die kassiere toe ek my bank kaart in my motor vergeet het nadat ek die tolpad gebruik het. So halfpad deur my inkopies besef ek my kaart is nog in die kar, loer in die beursie en tel die kontant, ek tel min of meer op wat die waarde van die items in die trollie is. Ek is reg en sal dit maak. Staan in 'n lang tou en wag om te betaal. Soos my gewoonte is gesêls ek met die mense in die tou. Hierdie keer is die slagoffer 'n man, duidelik 'n konstruksie werker en in sy hand is 'n "half loaf" met sy pint melk en blikkie pilchards (ek skuif my duur blikkie tuna onder die groente in...ek voel skuldig). Hy werk net langsaan die parkeer area, besig met die nuwe ingang wat na die mall lei vanaf die hoofpad. Dit word my beurt om te betaal en soos die noodlot toe my mos gesind is kort ek 'n volle R10!

Ek vra die kassiere of ek na my voertuig kan gaan om my kaart te kry. Die man agter my tik my op die skouer en bied my 'n gefrommelde R10 noot aan. My hart krimp want ek sien sy karige maal teenoor my trollie met "gesonde en luukse" kos. Ek wys dit eers van die hand en hy sê vir my: "Moenie worrie, die Here seën ons elke dag." Heel verleë neem ek sy geld en bedank hom uit die diepte van my hart. Ek wag vir hom om sy goedjies te betaal en vra hom om saam met my te stap. Ons kom by my motor en wil munte uit haal en vir hom gee, wat vir parkeergeld bedoel is. Trek die sigarethouer se laaitjie oop en daar geen is munte maar 'n R200 noot! "Die Here sal jou altyd in veelvoud seën as jy gee sonder om iets terug te verwag". Die man was verslae oor die geld en sy woorde was vervul. Ek weet nou nog nie hoe die R200 daar gekom het nie!

Sy woorde: "Ek kan vir my fiets "patch en solution" kry. Môre spaar ek taxi geld!" Dan dink ek by myself...ek is vandag net dankbaar...daar is nog goeie mense wat regtig omgee

## *KAN JY GLO ?*

- Slegs 11% van al die mense op aarde is links handig.
- Augustus maand het die hoogste geboorte syfer van al die maande.
- Die gemiddelde persoon raak binne 7 minute aan die slaap.
- 'n Beer het 42 tande.
- 'n Volstruis se oog, is groter as sy brein.
- Die Hawaiise alfabet bestaan uit 13 letters.
- 'n Kreef se bloed is deurskynend, maar word blou sodra dit in aanraking met suurstof kom.
- Die letter wat die meeste gebruik word in die alfabet is "E".
- 'n Kat het 32 spiere in elke oor.
- Elvis Presley se middel naam was Aron.
- 'n Kameelperd maak sy ore skoon met sy eie tong, wat 53.34 cm lank is.
- Toilette gebruik ongeveer 35% van jou binnenshuise water verbruik.
- "The quick brown fox jumps over the lazy dog" - gebruik elke letter van die alfabet.
- 'n Spons hou meer koue water as warm water.
- Vuur beweeg vinniger opdraende, as afdraende.
- Jy kan 'n Koei met trappe laat opklim – maar nie afklim nie.
- Padda's kan nie met hul oë oop sluk nie.
- Jou tong is die orgaan in jou liggaam wat die vinnigste herstel.
- 'n 1 minuut soen, verbrand 26 kalorië.
- Jy verbrand meer kalorië terwyl jy slaap, as wat jy voor die tv sit.

# Mooi bly maar mooi!!













# Waar is ons mense?

Met tienduisende Afrikaners vandag versprei oor die wêreld heen het die vraag oor wat van die Argentynse Afrikaners en hul nageslagte geword het.

Daarin het 'n middeljarige vrou, een van die laastes wat nog 'n bietjie Afrikaans magtig is, in 'n telefoniese onderhoud vertel hoe daar omtrent niks van die Afrikaanse taal en kultuur in Argentinië oor is nie.
Dit was waarskynlik die eerste keer sedert 1992 dat daar weer uit Suid-Afrika kontak gemaak is met die "reste" van die Argentynse Afrikaners. In daardie jaar het die ou SAUK TV-opnames van sy gewilde Spies en Plessis-program onder die Afrikaanse gemeenskap in Argentinië gaan doen. Ek is namens Nasionale Koerante saamgestuur.
Met Ollie Viljoen as regisseur, die befaamde storieverteller, Jan Spies, komediant Tolla van der Merwe (albei sedertdien dood in motorongelukke), die skrywer, PG du Plessis, en die beroemde trekklavierspeler, Nico Carstens, was die toer 'n groot sukses.
TV-gehore in Suid-Afrika is later met die staaltjies, ervaringe en humoristiese vertellings van Argentynse Afrikaners vermaak. Dit het nuwe belangstelling in die wel en weë van dié mense gewek en talle het Suid-Afrika daarna as toeriste besoek en om by familie te kuier.
Daarna het 'n stilte ingetree – verál nadat amptelike diplomatieke kontak tussen die Suid-Afrikaanse ambassade in Buenos Aires en die Afrikanergemeenskap na 1994 doodgeloop het. Vir die Argentynse Afrikaners was dít die naelstring wat hulle met Suid-Afrika verbind het.
Dit hou dalk 'n vermaning in vir die meer as 'n miljoen mense wat Suid-Afrika sedert 1994 verlaat het: Verwaarloos jou mense en jou herkoms en jy sal dit verloor en eindelik afsweer.






Dit lyk of dit ook nou dalk die geval is met die Afrikanergemeenskap wat ná die Anglo-Boereoorlog in 1902 Argentinië toe is omdat hulle as bittereinders nie onder die Britse vlag in Suid-Afrika wou leef nie.
Vir ontsaglike, ylbevolkte Argentinië, toe arm en feitlik onontwikkel, was dit 'n welkome inspuiting. Sy uitgestrekte suidelike helfte, Patagonië (vergelykbaar met ons Groot-Karoo en slegs geskik vir ekstensiewe skaapboerdery), was 'n barre, onherbergsame landstreek waarin niemand belang gestel het nie. Die Argentynse regering het immigrante gesoek om dit te bevolk en te ontwikkel.

Hardwerkende Afrikanerboere was net die regte stoffasie vir hierdie pioniersrol. Verneder en verarm deur die oorlog teen Engeland sou hulle met min tevrede wees. Of so te sê met niks, want daar was niks. Hulle sou ware baanbrekers moes word om te kon oorleef.
Sowat 1 100 mense, hoofsaaklik uit die ou Transvaal en Noord-Vrystaat, is gedurende 1903/4 in drie trekke per skip uit Suid-Afrika weg. In 'n tyd toe emigrasie 'n vreemde begrip was vir eenvoudige, landelike mense van wie baie nog nooit eens die see gesien het nie, moes dit sekerlik 'n traumatiese ervaring gewees het.
Dit was 'n ontwortelde, maar vasberade groep Afrikaners wat ná die lang seereis in Buenos Aires aan wal gestap het. Onder hulle was bejaardes, mans en vroue in hul middeljare, jeugdiges, kinders so jonk as twee jaar en selfs babas met Afrikaanse vanne, soos Visser, Grundling, Henning, De Wet, Van Niekerk, De Lange en Van Wyk.
Ná 'n amptelike ontvangs en beloftes van hulp vir vee, gereedskap en proviand waarvan nie veel gekom het nie, is die Afrikaners per skip na die toe onbenullige hawetjie Comodoro Rivadavia aan die verlate kus van Patagonië in die provinsie Chubut. Dit, en 'n gehuggie, Sarmiento, dieper die binneland in, sou hul dorpe word. Hier het die moeisame taak begin om plase met opstalle en krale te midde van baie sweet en ontberings aan te lê in 'n wildernis met 'n klimaat van uiterstes. Reuse-veeverliese in ysige winters met swaar sneeuneerslae was algemeen.



Ongediertes, verál die berugte Argentynse bergleeu, die poema, waarna die Argentynse nasionale rugbyspan genoem is, was ‘n volgehoue stryd. Toe ek in 1992 een van die laaste suiwer Afrikaanse Hennings van die eerste geslag wat in Argentinië gebore is, toe hoogbejaard, op sy woonplaas, Morgenstond, besoek en wou weet waarmee hulle in die beginjare die meeste gesukkel het, het hy dadelik geantwoord: “Die verdomde katte!”
Toe ek sy twee seuns, albei met Argentynse vroue getroud, maar steeds vlot in Afrikaans, uitvra oor moderne boerderytoestande in Argentinië, het hulle tegelyk spottend geantwoord: “Die verdomde skaap!” Dit was te verstane: Hulle het toe met behulp van net ‘n paar Chileense trekarbeiders op perde met 20 000 Merino’s geboer op ‘n stuk aarde waarvan hulle die grootte nie juis presies kon sê nie.
Maar die ou pioniers: Hul grootste uitdaging was water. In ‘n soeke daarna het hulle Patagonië, darem met staatshulp, vrot geboor. In die proses is nie net water nie, maar ook tekens van olie gekry. Dit het tot eksplorasie en eindelik ryk vondse gelei. Patagonië voorsien vandag ‘n aansienlike deel van Argentinië se olie. Die boere het egter nie juis in dié nuwe rykdom gedeel nie. Die mineraleregte op die grond wat aan hulle toegedeel is, het staatsbesit gebly.
Die volgende groot uitdaging was ‘n Afrikaanse skool en kerk. Onderwysers is uit Suid-Afrika gestuur en die gemeenskap is gereeld deur predikante van die NG én Gereformeerde kerk in Suid-Afrika tot in die jare vyftig van die vorige eeu besoek.
In 1992 was daar nie meer ‘n skool nie, maar dienste, deels in Spaans, gelei deur ‘n Hollandse lekeprediker, is toe nog gereeld in ‘n ietwat vervalle Gereformeerde kerkie gehou. Ondertrouery met Argentyne het egter daartoe gelei dat Afrikaner-huweliksmaats die Roomse geloof aangeneem en kinders uit só ‘n huwelik, in Spaans, daarin opgevoed is. Toenemende verstedeliking deur jong mense wat nie vir die harde boerdery kans gesien het nie, het ook tot afvalligheid gelei.
Toe die ouer geslag, boonop onder druk as gevolg van die wêreldwye ekonomiese insinking tydens die depressie van die jare dertig, die gevaarligte sien flikker, is ‘n beroep vir hulp op die destydse Suid-Afrikaanse regering gedoen. Die gevolg was dat ‘n aansienlike groep in 1938 gerepatrieer is (van hulle kon nie aanpas in Suid-Afrika nie en is later weer terug Argentinië toe). ‘n Sterk kern het egter vasgeskop en besluit om te bly en die stryd voort te sit.
Waar staan hulle nou? Dis moeilik om te glo dat sake binne slegs 16 jaar so dramaties agteruitgegaan het soos onlangs berig is. In 1992 is ons deur ‘n groot groep gegoede Afrikaners hartlik op die lughawe van Comodoro Rivadavia verwelkom. ‘n Onthaal is deur sowat 300 Argentynse Afrikaners bygewoon. Die Suid-Afrikaanse ambassadeur in Buenos Aires was die eregas.
Toesprake is in vlot, keurige Afrikaans gehou en patriotiese gedigte van Jan F.E. Cilliers en A.G. Visser is voorgelees. Latere TV-opnames is deur groot getalle mense bygewoon, terwyl tot laataand om vure, met skape, volgens die Argentynse asado-manier oor die kole, gekuier is.





Varias familias boers de las que vinieron a establecerse en el territorio patagón

Talle suksesstories het in die proses na vore gekom: Soos dié van welgestelde, gevestigde boere op ontwikkelde plase en kinders wat gestudeer, die professies en sakewêreld betree, ‘n loopbaan uitgekerf het en in die pragtige Buenos Aires (die “Parys” van Suid-Amerika) en ander Argentynse stede werk.
Die keersy is dat ‘n verarmde, half-ongeletterde groep (waarskynlik die meerderheid trekkers se nageslag), soos dit ook onder die blanke gemeenskap in Suid-Afrika toenemend die geval is, nie die mas in Argentinië kon opkom nie. Hulle is die verlooptes wat in ‘n Spaans oorheersde see verdwyn en selfs Katolieke geword het.
Die tragiek hiervan het ek op aangrypende wyse in Comodoro Rivadavia ervaar toe ‘n bejaarde Afrikanervrou, wat in Argentinië gebore is en die swaarkry van pioniers saam met haar ouers op ‘n afgeleë skaapplaas in Patagonië beleef het, die heimlike versugting en verlange uitspreek het wat jare lank in die harte van Argentynse Afrikaners geleef het.
In ‘n emosionele oomblik op ‘n heuwel bokant die stad, terwyl sy uitkyk oor die see in die rigting van Suid-Afrika, het sy bitter opgemerk: “Ons moes nooit hierheen gekom het nie. Maar dis mos die Afrikaner se kruis – as dit sleg gaan, trek hy. Dis soos ‘n vloek wat op hom rus . . .”
Terwyl die koue yswinde van Patagonië klaarblyklik besig is om die Afrikaners van Argentinië se voetspore dood te waai, bly dié woorde my steeds by. Dalk skuil daar ’n boodskap in vir Afrikaners wat voet in die stiebeuel staan.

Bron: Facebook

Of, teen die agtergrond van die toenemende onseker toekoms in Suid-Afrika, dalk nie . .







# Handwerk

## Maak jou eie rots tuintjie




## Dryfhout idees!











# Kom kyk gou garage






Kom kyk gou garage behoort aan Ziegfried Tietz en sy seun Tilo Tietz. Tilo het besluit daar lê ver te veel ou yster en ou "kar parte" rond en begin om dit te omskep in 'n tipe kuns. Handig sou ek sê is hy. Nou ja die storie begin toe by die man en die hond, nodeloos is die hond toe verjaag na 'n ander staan plek a.g.v sy been se posisie en die water op die man se skoen. Verder het sy idees ook nie op gehou nie en kom daar gereeld nuwes by.



# GEESTELIKE BLAD



**Vitamines vir die gees**

"***Moenie julleself mislei nie: God laat nie met Hom spot nie. Wat 'n mens saai, dit sal hy ook oes. Wie op die akker van sy sondige natuur saai, sal van die sondige natuur dood en verderf oes. Maar wie op die akker van die Gees saai, sal van die Gees die ewige lewe oes.***" - Galasiërs 6:7-8.

***"Saai vir julle volgens die eis van geregtigheid, maai in ooreenstemming met die liefde; braak vir julle 'n braakland, want dit is tyd om die HERE te soek, totdat Hy kom en geregtigheid oor julle laat reën. Julle het goddeloosheid ingeploeë, julle het slegtigheid gemaai, die vrug van leuens geëet***" – Hosea 10:12-13 (53-vertaling).

Binne elke lewende sel is daar 'n string wat ons die DNS (Eng: DNA) noem. Dit is die kode wat bepaal hoe die sel lyk en hoe dit funksioneer. Dit is alles vervat in die term "***genetika***". Sekere stowwe en straling kan hierdie DNS beskadig sodat dit verander (muteer) om kankerselle te laat vorm. In sekere gevalle kan hierdie kankerselle vinnig groei en na ander dele van die liggaam versprei, wat ons uitsaaiings noem. As 'n kanker vinnig gediagnoseer en verwyder kan word, kan die mens by wie die kanker voorkom nog 'n lang en vrugbare lewe lei. Anders is die dood onafwendbaar. Wie van ons weet nie van iemand wat aan kanker gesterf het nie!

Omdat ons almal die dag vrees dat kanker by ons gediagnoseer kan word, probeer ons om 'n gesonder lewe te lei deur dinge te vermy wat moontlik kanker kan veroorsaak. Ons neem dalk allerhande voedingsaanvullings en vitamines om seker te maak dat ons liggaamselle gesond bly. Maar nou is daar iets waaraan min van ons aandag gee. Wie het ooit daaraan gedink dat die gees ook 'n invloed op die DNS kan hê? Iets in die gees wat bepaal hoe jy in elke situasie gaan optree en wat as deel van die ***Epigenetika*** op die lange duur 'n invloed op die liggaamlike DNS kan hê? 'n Mens kan sê: "***'n gesonde gees skep 'n gesonde liggaam***." Om geestelik gesond te wees verbeter dus ook ons lewenskwaliteit.

God is Gees. Hy is ook die voedingsbron van ***ons gees***. Ons gees word juis ook gevoed deur gehoorsaamheid aan die wil en insettinge van God: al hierdie gebooie van Hom wat ons so ligtelik opsy skuif. Dit gee vir ons 'n ander aansig waarvan ons maar selde kennis neem: dit is die "***voedingsaanvullings***" en ***"vitamines***" vir die ***menslike gees***, wat dan weer 'n invloed op ons liggame het.

Ons het in vorige boodskappe gekyk na ons verhouding met God en met ons naaste. Maar die gebooie sê meer as dít. Dit vertel vir ons van ons houding tot onsself. Want glo my, wat jy aan die mense en die wêreld om jou doen, kry jy meer as sewevoudig terug, die goeie dinge en die slegte dinge. As jy liefde saai, groei die liefde binne jou en jou liggaam straal dit uit. As jy haat en afguns saai, groei die kanker van haat binne jou. Dit word 'n verterende vuur. Jou persoonlikheid verander en jy word 'n onaangename, negatiewe mens met 'n bedrukte gemoed. Jou immuniteit verlaag wat jou weer vatbaar maak vir allerhande siektes. Die geestelike kanker het in jou gees posgevat en ook die liggaam begin oorneem. Jou liggaam, wat die tuiste is vir jou gees, begin verkrummel. Uiteindelik sterf jy met 'n hart vol bitterheid teenoor God en teenoor jou naaste, en dalk teenoor jouself.

Gelukkig kan 'n mens enige tyd van die geestelike kanker ontslae raak. Dit kan uitgesny word deur Christus Jesus wat die groot Geneesheer is. Hy kan die kanker van die sonde genees en vir jou vrede gee sodat jy liefde kan saai en vreugde kan oes. Volg maar net sy aanwysings in die Boek van Genesing wat Hy vir ons gegee het. Die volledige instruksies is daarin opgeskryf vir elkeen om te volg. En dit kos niks!

***- dw -***



## ***Padkos vir die siel***

***Die beste manier om iemand "terug te kry" is om te vergewe***
***Woede is 'n toestand waar die tong vinniger werk as die verstand.***
***Alle mense glimlag in dieselfde taal.***
***Liefde is die enigste ding wat verdeel kan word sonder dat dit minder word.***
***Harde woorde breek nie bene nie maar wel harte.***



# Grappe



Ek kies deesdae my reisgenote BAIE sorgvuldig! 😉
Een van die lekkerste dinge van 'n trip is die pêlle wat saamgaan. Maar soms is daar karakters in die konvooi wat almal se geduld tot die uiterste beproef. Herken jy dié 11 ouens?

1. Die DJ

O hoor jy die Magtige Dreuning? Of liewer, hoor jy die Magtige Doef-Doef?
Dit maak nie saak of julle in stilte oor die Namib wil uitkyk en of julle die son in die Kalahari wil sien ondergaan nie, die platejoggie glo dat musiek – hárde musiek – die Oros-man van enige buitelewe-ervaring is. Gooi song, pappie, gooi song! Selfs al wil die ander mense na die krieke en naglewe onder 'n volmaan luister.

2. Bear Grylls

Het jy al gehoor van "Stap altyd eers deur 'n hindernis" of "Probeer om eerder óm 'n groot hindernis te ry"? Nie dié ou nie!
En as hy sy ryding in die proses kan breek, nóg beter. Hy jaag halsoorkop in plekke in. En hy's lief om te sê: "Daar is nie iets soos verdwaal nie, jy's net tydelik onseker van jou ligging!" Hy het gewoonlik ook 'n baie senuweeagtige vrou en kinders.

3. Inspekteur Gadget

Hy't alles – van 'n hol bulbar waarin jy 18,75 liter brandewyn kan bêre, tot 'n tuisgemaakte satellietskottel.
Wil jy weet hoe lyk die jongste, mees ingewikkelde braai? Wel, hy't hom klaar aangeskaf. Plus, hy het die braai intussen gou in sy werkswinkel 'n bietjie "verbeter" omdat die ontwerp volgens hom "hier en daar nie goed genoeg was nie".

4. Die legende

Sy kar is volgeplak met Save the Earth-, Stop Fracking- en I love Zambiaplakkers. Aandenkings van orals in Afrika hang aan sy truspieël en hy dra genoeg armbande dat sy rug skeeftrek.
Hy lyk meer soos Kingsley Holgate as Kingsley Holgate self. Maar daar is net een probleem. Hy kan nie baie goed 4x4 ry nie. Hy weet nie so lekker hoe die diff lock werk nie en sy bande word teen een banddruk gery. En wanneer sy wiele begin tol, gee hy gas.

5. Vader Tyd

Hy staan altyd laaste op, pak laaste in en sorg dat die groep 1½ uur later as beplan in die pad val.
Hy "wil nie jaag nie, want hy's op vakansie", daarom veroorsaak hy dat die groep altyd donker by hulle bestemming aankom. Hy kan nooit verstaan hoekom mense nooit dik is van die lag as hulle twee uur ná sononder in Malawi moet ry en iewers in die gitswart nag tente moet opslaan nie.

6. Die ruimtekapsule

Hulle is heeltemal selfversorgend en koop nêrens enigiets langs die pad nie. Hulle vermy so ver moontlik ook enige interaksie met die plaaslike mense.
'n Mens wonder soms hoekom hulle in die eerste plek die landsgrens noordwaarts oorgesteek het.

7. Steven Spielberg

Alles moet met 'n kamera verfilm word. Is jy nou nét deur 'n moeilike hindernis? Wel, jy moet omdraai en weer probeer, want hy kon dit nie met sy kamera vasvang nie.
Hy jaag gereeld vooruit en gaan neem stelling langs die pad in met sy kamera sodat hy die oomblik kan verewig. Hy lyk nooit heeltemal ontspanne nie en jy vermoed dat hy glo niks bestaan of het regtig gebeur as dit nie afgeneem is nie.

8. Die eetmasjien

Hy eet nie om te leef nie, hy leef om te eet. Elke dag word om die maaltye – nee, feesmale – beplan.
Kyk, niemand hou van slegte kos nie, maar jy hoef nie elke ete twee uur lank kos te maak en nóg 'n uur lank te sit en eet nie. Soms kan jy vinnig iets aanmekaarslaan en verder reis sodat jy vanaand kan ontspan, iets eet, 'n paar knertse maak en lekker met die mense kan gesels.

9. Mnr. Sleeptong

Almal hou van joligheid en niemand gaan op reis omdat hulle daarvan hou om suur gesigte te hê nie. En ja, die meeste aande sit 'n mens mos maar rondom die vuur en geniet 'n ou ietsie. Niks fout daarmee nie.
Maar wat wel 'n groot verleentheid (vir die res) veroorsaak, is die manne wie se tong keer op keer ná die vierde dop begin sleep soos 'n El Camino-bakkie voor 'n Jurgens.

10. Die grapkas

Geen minuut mag verbygaan sonder die bulderende "kwaah-kwhaah-kwhaaah!" van die Grapkas wat vir sy eie grappe of kwinkslae lag nie.
En as daar nie genoeg "humor" in die omtrek is nie of 'n stilte uitgerek voel, begin hy sommer poetse bak. Spinnekoppe op mense, die wegsteek van karsleutels of sommer net 'n storie wat begin met: "Hoor'ie, het jy al die grap gehoor van . . ."

11. Sarel Senuwees

Hy wil nie hê sy kar moet krap nie. Hy kla oor klippies wat sy ryding se verfwerk kan beskadig en "wil nie sy bande opd*nder nie". In die Kaokoland van alle plekke. Hy vra pal "of die pad vorentoe darem 'n bietjie beter gaan raak" en maak ses keer per dag seker dat sy satellietfoon nog in 'n goeie, werkende toestand is.
Uiteindelik, wanneer julle weer terug by die huis is, is jy namens hom net so verlig.








# Pretblad




**Seduko uitawe 01 antwoord**

Solutions :

| | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1 | 7 | 6 | 5 | 2 | 3 | 8 | 4 | 9 |
| 3 | 4 | 8 | 6 | 9 | 1 | 5 | 2 | 7 |
| 9 | 5 | 2 | 7 | 8 | 4 | 6 | 1 | 3 |
| 5 | 8 | 9 | 4 | 7 | 2 | 3 | 6 | 1 |
| 4 | 6 | 7 | 1 | 3 | 9 | 2 | 8 | 5 |
| 2 | 3 | 1 | 8 | 6 | 5 | 7 | 9 | 4 |
| 6 | 9 | 5 | 2 | 4 | 7 | 1 | 3 | 8 |
| 7 | 2 | 3 | 9 | 1 | 8 | 4 | 5 | 6 |
| 8 | 1 | 4 | 3 | 5 | 6 | 9 | 7 | 2 |

## Blokraai uitgawe 1 antwoord






| | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | | | | 8 | | 2 | | |
| | | | 1 | 3 | 9 | | 6 | |
| | 3 | | | 2 | | | 1 | 7 |
| 8 | | | | | | | | |
| 2 | 4 | | 8 | 9 | 3 | | 5 | 1 |
| | | | | | | | | 9 |
| 5 | 2 | | | 6 | | | 9 | |
| | 7 | | 2 | 4 | 5 | | | |
| | | 3 | | 1 | | | | |



Kinderstorie

# BABBA EN HUPPEL GAAN NA REëNBOOGLAND

Babba was ‘n kabouter wat in kabouterland gewoon het. Hy was ‘n vrolike kalant en het altyd nuwe avonture gesoek. Hy het baie gou verveeld geraak en het elke dag gedink aan iets nuuts om te doen. Huppel, sy beste maatjie, het baie maal gekeer dat Babba handuit ruk as hy TE avontuurlustig raak. Huppel was ook altyd vrolik, maar hy het nooit soos Babba handuit geruk nie. Hy was koelkop, en kon enige situasie red wanneer Babba bietjie stout of ondeund geraak het.

So het Babba eendag besluit dis tyd om bietjie op reis te gaan en die wêreld te verken. Hy was veral geinteresseerd in die dorpie Reënboogland, want die kleure van die reënboog na dit gereën het, het hom altyd fassineer, en hy wou gaan kyk waar dit vandaan kom. Van ‘n afstand af het hy altyd die mooi kleure bewonder wanneer hy in Reënboogland se rigting gekyk het.

Hy vertel toe vir Huppel van sy planne, maar Huppel het hard probeer om hom van DIE plan te laat afsien, want hy het geweet van al die gevare op die pad. Babba het egter voet by stuk gehou, en het vir Huppel gesoek om saam te gaan.

Huppel was eers glad nie gretig nie, maar het geweet as Babba alleen sou gaan, hy probleme sou teëkom, want hy het vir niks gestuit nie. Huppel het toe maar baie teesinnig ingestem, en die twee het begin planne beraam vir die reis. Soos gewoonlik wou Babba dadelik vertrek, maar Huppel het gedink aan al die praktiese dinge wat eers gedoen moes word voor hulle kon vertrek. Dinge soos kos, water, en ‘n medisynetassie net ingeval iemand dalk langs die pad sou siek word of seerkry.

Babba was baie opgewonde, want hy het gehoor aan die voet van Reënboogland was daar ‘n pot goud waarna soveel al gaan soek het, maar nog nooit kon vind nie. Uiteindelik is hulle reg om te vertrek, en met hulle rugsakke gepak, het die reis begin.

# BABBA EN HUPPEL GAAN NA REëNBOOGLAND

Hulle het slegs 'n kort entjie gereis, toe apie hulle voorkeer en vra waarheen hulle op pad is. Apie, wat bekend was as 'n vreeslike nuuskierige agie, wou altyd alles weet! Hulle het met groot opgewondenheid vertel hulle gaan die pot goud in Reënboogland soek. Apie was baie beindruk met hierdie reis, en het gevra of hy mag saamgaan. Hy het die pad geken Reënboogland toe, maar het nog nooit self daarheen gegaan nie. Babba en Huppel was maar te bly om iemand by hulle te hê wat die pad geken het, en het ingestem dat Apie die reis kon meemaak. Apie was baie bly, en het vooruitgehardloop en sommer so van tak tot tak gespring soos hulle gereis het. Na so twee dae r het hulle doer in die verte die mooiste kleure sien wink. Dit het in rye opmekaar gelê en elke ry was 'n ander kleur. Daar was rooi, oranje, geel, groen, blou, pers – die mooiste, sagste skakerings.

Sjoe, toe raak die drie reisigers sommer baie opgewonde, want wat hulle gesien het was 'n reënboog, en dit het beteken hulle was naby Reënboogland. Hulle was selfs te opgewonde om te stop om iets te eet, hulle wou net by Reënboogland uitkom. Skielik doem hierdie pragtige kleure reg voor hulle op, dit het soos wasige wolke gelyk in verskillende kleure. Dit was so mooi hulle het na hul asems gesnak, en skoon vergeet van die pot goud! Die mooi van Reënboogland het hulle sommer heeltemal oorweldig. Geen pot goud kon elk geval SO mooi wees nie. Hulle was skielik in die wasigheid toegevou, en die kleure het soos trappies voor hulle gelê. Elke trappie kleur wat hulle geklim het, het hulle na 'n ander wêreld van sagtheid geneem, en hulle was sooo rustig, toegevou in die wolkekleure van Reënboogland.

Op die terugreis het hulle saamgestem dat dit die mooiste plek was wat hulle nog ooit gesien het, en besluit dat hulle sommer binnekort weer sou terugkeer, nie vir die pot goud nie, maar vir die prag en die rustigheid van Reënboogland. Hulle kon nie wag om terug te kom in Kabouterland om al die ander te vertel van hulle ondervinding nie. Apie het saamgestem, en ook luidkeels sy ondervinding met sy dieremaatjies gedeel.

# Smul lekker hoekie

## GEMMERBIER



20 ml gemaalde gemmer 10 liter lou water

1.6 kg wit suiker 150g rosyne

10g aktiewe droëgis 10 ml kremetart



10 ml wynsteensuur

Voeg die gemmer by die water en suiker en roer tot die suiker opgelos is. Voeg die res van die bestanddele by. Giet die mengsel in 'n plastiekemmer met 'n deksel en laat dit 24 uur lank gis. Syg die bier daarna deur en giet die filtraat in gesteriliseerde bottels. Moenie die bottels te vol maak nie.

Plaas 2 tot 3 van die rosyne in elke bottel en draai die proppe lossies vas. Laat die bier 'n dag of twee by kamertemperatuur gis voordat dit in die koelkas bewaar word.

## CREAMY GARLIC MUSHROOMS

Fry the bacon until crispy.
Melt the butter in some leftover bacon grease.
Fry mushrooms.
Pour in dry white wine. Use a good quality Pinot Grigio, Chardonnay or Sauv Blanc. (Substitute wine for chicken stock or broth.)
Add garlic.
Simmer with heavy cream and herbs.
Top with mozzarella and parmesan cheese.
Broil (or grill) until cheese is melted and bubbling.



Creamy garlic prawns with fettuccine pasta

1.5kg prawns
2tbs oil
1 head garlic crushed
1 handful of chives chopped
125g butter
600mls cream
1/2-1tbs curry powder
Salt and pepper.

Add oil to pan, heat up and add ur prawns. Add salt and pepper. Fry quickly until cooked, remove and set aside.

Add butter to pan and crushed garlic and chives.
Once fragrant add cream, salt and curry.
Bring to the boil and return prawns.
Simmer for 10 mins
Add on top of fettuccine



## BoeliebeefKoekies

Meng saam:
2 geskilde, gerasperde aartappels,
1 klein gerasperde ui,
1 blik boeliefeef, fyner gedruk,
125 ml bruismeel OF 1/2 koppie koekmeel met 1 tlp bakpoeier
1 eier en
1/4 t sout.

Meng en bak soos vetkoek in vlak medium-warm olie. Dreineer op kombuispapier, Bedien met kapokaartappels en slaai.



## KERRIESULT

3kg beesskenkels (ék gebruik ook graag 'n mengsel van vark-pootjies ("Trotters") "Eisbeins" en skaap-skenkels! )
15ml swartpeper en sout
3 middelslag uie
30ml sonneblomolie
30ml kerriepoeier
15ml borrie
375ml bruinasyn
30ml appelkooskonfyt of perskeblatjang
2ml gemaalde koljander



Bedek die vleis met koue water, geur met sout en peper en prut tot baie sag. Skil die uie en sny dit in skywe. Verhit die olie en soteer die uie, kerriepoeier en borrie daarin. Voeg die res van die bestanddele by die kerriemengsel, verhit stadig tot kookpunt en laat afkoel. Ontbeen die vleis en sny dit in klein stukkies op. Voeg die kerriemengsel by die vleis en prut dit 'n uur lank. Giet dit in 'n nat bak en laat afkoel.

Bedek die bak met kleefplastiek en plaas die sult in die yskas om te stol. Dit kan tot 2 weke in die yskas gebêre word.

## Homemade Puff Pastry

makes 1,2kg pastry which is enough for 1 family size pie



Ingredients:
500g butter, cubed
550g plain flour
5 ml Cream of Tartar
250 ml boiling water.
pinch of salt

1. Mix flour, salt and Cream of Tartar.
2. Put butter in a separate bowl, add boiling water and let allow butter to melt completely, but it must still be lumpy.
3. Add butter mixture to flour mixture and mix well, without over mixing.
4. Pour out on a plate and leave fridge overnight.
5. When needed, roll out on a floured surface and then use as indicated on your own recipe.

*This pastry freezes exceptionally well

# Advertensies





# Pragtige tuin idees














# Fm Stereo Program Rooster



| SA Tye | Maandag | Dinsdag | Woensdag | Donderdag | Vrydag |
|---|---|---|---|---|---|
| 10h30 | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer |
| 10h00 | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer |
| 11h00 | | Cathy-Digsters | | Cathy Gesondheids program | Cathy Kuiertyd |
| | | en skrywers | | Cathy Gesondheids program | Cathy Kuiertyd |
| 12h00 | | | | Cathy Gesondheids program | Cathy Kuiertyd |
| 13h00 | Arlene-Afrikaans is groot | Betsie-Bak en Brou | | Betsie -Kampklanke | Arlene |
| 14h00 | Arlene-Afrikaans is groot | Betsie-Bak en Brou | | Betsie -Kampklanke | Arlene |
| 14h30 | | Yolanda - Tjokkertjies storietyd | | Yolanda - Tjokkertjies storietyd | Arlene |
| 15h00 | Arlene-Afrikaans is groot | Yolanda - Tjokkertjies storietyd | Cathy Louw Lulu se Storietyd | Yolanda - Tjokkertjies storietyd | Arlene |
| 15h00 | | | | | Gerhard v/d Poel |
| 16h00 | Corrie - Menslief | Corrie-Woordkuns | | Corrie - Uit die hart van 'n Boer | Gerhard v/d Poel |
| | | uurtjie/onderhoude | | Corrie - Uit die hart van 'n Boer | |
| 17h00 | Corrie - Menslief | Corrie-Woordkuns | Ludwig Golden Oldies | Pottie - Musiek klanke | Corrie Menslief |
| | | uurtjie/onderhoude | | Pottie - Musiek klanke | Corrie Menslief |
| 18h00 | | | William - Crime time | Pottie - Musiek klanke | Corrie Menslief |
| 19h00 | | | Phillip v Dalen /Dewald Oosthuizen | Pottie - Musiek klanke | Corrie Menslief |
| 20h00 | Yolanda Mills - Potpourie | Betsie of Pottie - Annibrand | Phillip v Dalen/Dewald Oosthuizen | Jancke - Tempo | DJ Uiltjie-Musiekmandjie |
| 21h00 | Yolanda Mills - Potpourie | Betsie of Pottie - Annibrand | Phillip v Dalen/Dewald Oosthuizen | Jancke - Tempo | DJ Uiltjie-Musiekmandjie |
| 22h00 | Yolanda Mills - Potpourie | Betsie of Pottie - Annibrand | Phillip v Dalen/Dewald Oosthuizen | Jancke - Tempo | DJ Uiltjie-Musiekmandjie |
| 23h00 | | | | | |
| 24h00 | | | | | |

# Naweek Rooster

| | A | B | C |
|---|---|---|---|
| 43 | | | |
| 44 | SA Tye | Saterdag | Sondag |
| 45 | | | |
| 46 | 07h00 | | |
| 47 | 08h00 | William Sport& Kuierplekke | |
| 48 | 09h00 | Wat nou | |
| 49 | | | |
| 50 | 10h00 | | |
| 51 | | | |
| 52 | 11h00 | | |
| 53 | | | |
| 54 | 12h00 | | |
| 55 | | | |
| 56 | 13h00 | | |
| 57 | 14h00 | Rev John | |
| 58 | | | |
| 59 | 15h00 | Rev John | |
| 60 | | | |
| 61 | 16h00 | | |
| 62 | | | |
| 63 | 17h00 | | |
| 64 | | | |
| 65 | 18h00 | Pottie - Gooi mielies | Pottie Gospel aand |
| 66 | | | |
| 67 | 19h00 | Pottie - Gooi mielies | Pottie Gospel aand |
| 68 | | | |
| 69 | 20h00 | Pottie - Gooi mielies | Pottie Gospel aand |
| 70 | | | |
| 71 | 20h00 | Gerhard vd Poel | Yolanda Mills - Potpourie |
| 72 | 21h00 | Gerhard vd Poel | Yolanda Mills - Potpourie |
| 73 | 22h00 | Gerhard vd Poel | Yolanda Mills - Potpourie |
| 74 | | | |
| 75 | 23h00 | | |
| 76 | 24h00 | | |



**SMS LYN: 33903: R1-50 per sms [gratis sms geld nie] Gebruik vooraan elke sms eers altyd fms en dan boodskap en stuur.**



## GESELS BLAD [KLETS]:

**https://www.facebook.com/groups/fmstereo/**

**STUUR VERSOEKE/ VERJAARSDAG BOODSKAPPE/NUUS AAN ONS -info@fmstereo.co.za of na ons APP – Anroid: https://play.google.com/store/apps/details… Op play store soek:- Tik in: HolyCloud FMStereo en App sal oopmaak en installeer**

**WEBTUISTE: www.fmstereo.co.za - Radio speel ook dadelik**

## VLC

**http://192.99.139.20:9984/listen.pls**

**http://radiostart.party:9984/listen.pls**

## TuneIn:

**http://tunein.com/radio/FM-Stereo-s289312/**



## ONLY BlackBerry:

**http://192.99.139.20:9984/;listen.mp3**

**or http://radiostart.party:9984/;listen.mp3**

## Saam met jou.




Deur: Johan Knell

@kopiereg

My trane sal ek verruil vir 'n glimlag en my seer sal ek laat begrawe onder klippe.
My drome sal ek wegbêre en my gedagtes sal ek laat toor.
My siel sal ek verkoop vir 'n pennie of twee en my vlees sal ek laat versteen.
My lewe sal ek verruil vir net een dag saam met jou.

Op my knieë sal ek neerval en bid vir net een aand saam met jou.
My alles sal ek gee, alles net vir jou.

Jou naam sal 'n poort wees vir 'n nuwe begin.
Jou gesig 'n wêreldkaart vir 'n verlore hart.
Jou asem sal die wind wees en jou stem die donderweer.
Jou gedagtes 'n waterval en jou drome 'n fontein.
Jou naam sal ek vasplak teen die hemel daarbo en jou gesig laat uitkerf op my hart.

Alles om net een dag saam met jou te kan wees.
Alles om net een nag saam met jou te kan wees.
Alles om saam te kan wees.

Net vir jou sal ek my alles gee en nog meer.
Net om saam te kan wees……….

J.J. Knell

## Spreuke 13 : 1

**'n Wyse seun luister na die tug van die Vader, maar 'n spotter hoor nie na berisping nie.**






Neeee!! Dis die laaste blad!!



Groetnis tot die volgende uitgawe

Saamgestel deur Dj Uiltjie